# Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika



## Gemeente Empangeni

## 1968 — 1978

## *VOORWOORD . . . .*

As huidige predikant van die Nederduitsch Hervormde gemeente van Empangeni, is dit vir my 'n voorreg om by geleentheid van die gemeente se 10e verjaarsdag hierdie gedenkblad by wyse van 'n voorwoord aan u bekend te stel.

Ek wat gekom het toe die oes feitlik afgehandel was, kan net getuig dat daar goed gewerk is die afgelope jare. Daarvan getuig die afstigting van Richardsbaai en die kerkgebou te Hluhluwe. 'n Woord van erkenning gaan hiermee aan al die predikante en ander gemeentelede wat getrou gearbei het.

Aan ons Hoof en Heer, die dank en eer vir Sy getroue bystand wat deur moeilike omstandighede heen die gemeente instand gehou het. Deur Sy gendade kan ons nie net met dankbaarheid terugkyk na die 10 jaar wat verby is nie, maar kan ons ook met vertroue uitsien na die jare wat voorlê.



*Die huidige pastoriepaar*
DS. en MEV. H. A. RETIEF
*(Jan. 1978 – )*

# *BOODSKAP VAN DS. L. J. J. NELL*

Met graagte voldoen ons aan die versoek om 'n paar woorde te skryf by hierdie geleentheid aangesien ons die vordering van die gemeente Empangeni steeds met groot belangstelling gevolg het.

Wanneer ons terugdink aan die middele waaroor beskik is by die afstigting en die skreiende gebrek aan eie ervaring en bekwaamheid dan weet ons opnuut dat die ou lied van die Kerk die saak pragtig raakvat met die woorde: "Hou Christus self sy Kerk in stand - Vergeefs die hel se woede". Van 'n klein begin het die gemeente gevestig geraak en gegroei. Miskien soek 'n mens vergeefs na dramatiese gebeure in die tien jaar wat verby is maar één ding het wel gebeur: wat hierdie gemeente van Christus gesê het en steeds verkondig, is die waarheid. Hierin lê vir ons die grootste enkele rede tot dankbaarheid by 'n terugblik.

Vir ons was dit 'n voorreg om met u die eerste skrede op die pad van selfstandige gemeente-wees te kon saamloop. Dit bly vir ons 'n mooi herinnering wat ons ryker, ryper en ook nederiger maak voor die almag en wysheid van die drie-enige God. Ons gesin dink steeds met dankbaarheid en blydskap terug aan die kort tydperk wat ons saam met u in die wingerd van die Heer kon werk.

Mag die gemeente onder die seënende hand van God van krag tot krag gaan om steeds in toenemende mate sy hoë en heerlike roeping te volvoer.



*DS. en MEV. L. J. J. NELL EN GESIN*
*Eerste pastoriepaar*
*(Julie 1968 - Maart 1971)*

## *BOODSKAP VAN DS. J. P. VERSTER*

'n Mens kan nie aan 'n gemeente dink sonder om baie dinge te onthou nie. Die voorreg van so 'n onthou is dat 'n mens — behalwe die regtig warm dae — soveel goeie en gelukkige oomblikke kan herleef.

Om net maar mens te wees tussen ander mense, is sekerlik een van die dinge wat ek en my gesin die meeste aan Empangeni laat dink. Die heel-openhartige en opbouende gees in 'n kerkraad; die hartlike gesindheid in 'n gemeente, maak deelname aan die kerklike lewe meer as net die moeite werd.

Steeds is daar gelowiges wat die saak van die Here van harte dien. God se bemoeienis met die mens bring 'n lewensgesindheid voort wat spreek van die grootheid van Sy liefde en genade. In die krag hiervan leef en werk 'n gemeente — in alles dankbaar.

Ek dink Empangeni met sy "kindergemeentes", kan vandag terugkyk na 'n tyd waarin ook ons geliefde kerk sy voete gevind het in 'n ontwikkelende gebied.

Wat voorlê, sal ook spreek van die feit dat God die werk wat Sy hande aan ons begin het, nooit sal laat vaar nie. Dankie vir die voorreg om steeds, deur kennisname van gemeentelike sake, deel te mag hê aan julle deelgenootskap aan die Kerk van onse Here, Jesus Christus.



DS. en MEV. J. P. VERSTER EN GESIN
*Tweede pastoriepaar*
*(Febr. 1972 - Des. 1974)*

## *BOODSKAP VAN DS. J. M. G. STORM*

Dit is met groot vreugde dat ek 'n pen in die hand neem om die Gemeente Empangeni in hierdie feesjaar geluk te wens met die tiende bestaansjaar. Tien jaar waarin die Gemeente van slegs 'n handjievol lidmate tot 'n selfstandige gemeente kon groei. 'n Tien jaar wat kan getuig van die genade van God. Want oral langs hierdie pad wat maar tien jaar lank is, staan die duidelike tekens van God se almag, heerskappy en beskerming — 'n vergrote kerkgebou op Empangeni; 'n nuwe kerkie op Hluhluwe; steeds groei en vooruitgang op Stanger, Mandini en Eshowe; en alreeds 'n afgestigte gemeente op Richardsbaai!

Daarom is ons dankbaar teenoor die Here onse God wat dit deur Sy Gees vir u moontlik gemaak het om so van krag tot krag te kon gaan.

Mag die Gemeente Empangeni in die jare wat kom steeds verder uitstyg in diens aan ons Here Jesus Christus. Verkondig die Woord, hou aan tydig en ontydig. Bewaar die pand van die geloof, want alleen met geloof as die sentrum van u bestaan kan u lewe, groei en gedy. Mag u as 'n selfstandige gemeente die geloof en die wil hê om te bly voortbestaan tot aan die eindtyd toe.

Ontvang ook hiermee ons gesin se hartlike gelukwense en beste wense vir die toekoms.



DS. J. M. G. STORM
*Derde predikant*
*(Mei 1975 - Sept. 1977)*

# DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE EMPANGENI: 1968 — 1978

Daar is sekerlik min Hervormde gemeentes wat so 'n geseënde groei kan toon as juis die gemeente Empangeni, veral as daar nog boonop in ag geneem word dat dit 'n gemeente in Natal is.

Vir baie jare was Empangeni saam met Stanger, Mandini en Eshowe bloot 'n buitewyk van die moedergemeente Durban. Een maal per maand het die predikant van Durban 'n erediens in die Spoorwegontspanningsaal te Empangeni gehou. In die begin van die 50er jare koop die gemeente Durban grond in Empangeni. Hoewel klein in getal het die Hervormers van Empangeni met soveel ywer gewerk dat hulle op 23 Februarie 1963 nie net hulle eie kerkgebou te Bainesweg kon inwy nie, maar later nog *drie* erwe langs die kerkgebou op naam van die moedergemeente Durban gehad het.




Deels as gevolg van hul geografiese afgesonderheid en 'n geleidelike toename in lidmate in die Empangeni-gebied het daar al hoe meer 'n hunkering na 'n eie gemeente begin ontstaan.

Op 'n kerkraadsvergadering van die gemeente Durban, gehou op Vrydagaand 21 Junie 1968, het die akte van afstiging 'n werklikheid geword — 'n nuwe Hervormde gemeente vir die noordkus van Natal word afgestig. By hierdie geleentheid het die Ringskommissie ook sitting gehad. As konsulent vir die nuwe gemeente is verkies ds. L J J Nell van Durban. Die nuwe gemeente sou ook onder die Ring van Pietermaritzburg resorteer. Die Kassier van Durban, Br P v d Craght het aan die nuwe gemeente 'n stel administratiewe boeke geskenk vir die optekening van hul eie notules.

Reeds op Sondag 23 Junie 1968 na die erediens om 11 vm., het die eerste gemeentelike vergadering in die Hervormde kerkgebou te Empangeni plaasgevind. Op voorstel van Br H J J Groenewald, gesekondeer deur Br M J Roos, word die naam Nederduitsch Hervormde Gemeente Empangeni, eenparing deur die gemeente aanvaar.

By hierdie geleentheid word die eerste kerkraad ook deur die gemeente verkies. Dieselfde middag om 4 nm is ook 'n gemeentevergadering te Mandini gehou waartydens die kerkraadslede van dié wyk verkies is. Mandini het soos Mtubatuba en Eshowe, buitewyke van die nuwe gemeente gevorm.

Die eerste kerkraad het soos volg daaruit gesien:

# F E E S P R O G R A M

## Nederduitsch Hervormde Gemeente
## Empangeni

SATERDAG 24 JUNIE 1978:

*Gemeentelike basaar – begin om 9 vm op kerkterrein*



SATERDAGAAND 24 JUNIE 1978:

1. *Voorbereidingsdiens om 7 nm – Ds L J J Nell*
2. *Bevestiging van nuwe lidmate – Ds H A Retief*



SONDAG 25 JUNIE 1978:

1. *Nagmaal om 9 vm – Ds J P Verster*
2. *Dankseggingsdiens om 10.30 vm – Ds J M G Storm*

| OUDERLINGE | DIAKENS |
|---|---|
| Prof H J Dreyer | M J Roos |
| C L Breytenbach | A J Antonites |
| J C Grobler | H J J Groenewald |
| H C Wallis (Eshowe) | P Minnaar (Melmoth) |
| J J Visagie (Stanger) | J Francke (Mtubatuba) |
| J P du Busson (Mandini A) | J H Ras (Stanger) |
| I P Rheeder (Mandini B) | J T Ferreira (Mandini A) |
| | L H van Niekerk (Mandini B) |

**Skriba en Skriba vir Registrasie:** Prof H J Dreyer
**Kassier:** Br D B van der Schyf
**Koster:** Oudl. C L Breytenbach

Van die oorspronklike kerkraad is nou (1978) nog slegs prof H J Dreyer en oudl. I P Rheeder oor. Diaken A J Antonites is tans dr A J Antonites met volle predikanstatus.

As eerste leraar vir die nuwe gemeente word ds L J J Nell van Durban beroep. In Julie 1968 word ds en mev Nell in die nuwe gemeente ontvang. Die gemeente moes toe ernstig dink aan 'n pastorie. Nog in dieselfde jaar word daar 'n pastorie vir R20 000 te Dunneweg 16, Empangeni aangekoop.

Vanaf 1 Januarie 1969 word 'n verdere wyk (Hluhluwe) by die nuwe gemeente ingeskakel. Sy grense strek toe van Hluhluwe in die noorde tot by Stanger in die suide. Ook die N H S V het intussen tot stand gekom en met soveel ywer gewerk dat daar op 24 Augustus 1969 aan die gemeente berig kon word dat die susters 'n orrel vir R1 230 aangekoop het.

Intussen belewe die gemeente so 'n geseënde groei dat daar aan die begin van 1971 'n erf vir R300 te Hluhluwe vir kerkdoeleindes aangekoop word; 'n kerkerf word in Richardsbaai gereserveer; in 1973 is verdere erwe in Richardsbaai en Arboretum gereserveer; en in 1974 word oorweeg om 'n kerkgebou te Stanger te koop wat ongelukkig nie gerealiseer het nie.

In Maart 1971 neem die gemeente afskeid van ds. en mev. L J J Nell en bykans 'n jaar later (Februarie 1972) word ds. en mev. J P Verster as die tweede pastoriepaar in die gemeente ontvang.

Teen die einde van 1973 word aanbouings teen 'n koste van ± R3 000 aan die pastorie gemaak om beter aan die doeleindes van 'n ware pastorie te kan voorsien.

In Desember 1974 vertrek ds. Verster en in Mei 1975 word ds. en mev. J M G Storm as die derde pastoriepaar in die gemeente ontvang.

Die groei in lidmategetalle noodsaak 'n vergroting aan die kerkgebou. Teen die einde van 1976 is die huidige kerkgebou aansienlik vergroot en 'n aparte konsistorie/moederskamer is aangebou. Die boukoste het ± R4 500 bedra en die nuwe banke en matte in die kerkgebou ± R2 300. Die kwaai hitte van die somermaande is sedert 1977 'n nekslag toegedien met die installering van 'n lugversorger teen 'n bedrag van bykans R4 000.

Tot groot vreugde van die wyk Hluhluwe, is hul eie kerkgebou op 7 Augustus 1977 ingewy. In September van hierdie selfde jaar vertrek ds. en mev. Storm om 'n beroep aan die Rand te aanvaar.

15 Januarie 1978 sal in die geskiedenis van die gemeente Empangeni altyd onthou word. Nie alleen is die vierde pastoriepaar, in die persone van ds. en mev. H A Retief in

die gemeente ontvang nie, maar op daardie dag het die afstigting van die gemeente Richardsbaai ook plaasgevind.

Vir die kerk in Natal en vir die gemeente van Empangeni in die besonder, was dit 'n besondere mylpaal om binne die bestek van sy 10-jarige bestaan alreeds die afstigting van nog 'n Hervormde gemeente te kon beleef. Die gemeente Richardsbaai met 167 belydende lidmate en 'n sieletal van 323, fungeer in kombinasie met die gemeente Empangeni. Laasgenoemde gemeente het tans 242 belydende lidmate en 'n sieletal van 423.

Die gemeente van Empangeni kyk met groot dank terug op die kort pad wat agter lê, en ons kan nie anders as om die lof en die eer te bring aan Hom wat ook ons mense hier as instrumente in Sy hand gebruik om die gemeente van Christus op aarde uit te brei nie.

*Prof H J Dreyer*



*Gedruk deur Kingspress Empangeni*